453

# Aan die Vader dank en ere



Aan die Va- der dank en e - re, laat ons saam sy lof be-sing.



Hy het al ons skuld ver-ge-we, laat ons Hom hul-de bring.



Hy's ge-na - dig en mag-tig, die be-wer-ker van ons heil.



Kom ons loof Hom, kom ons eer Hom vir onver-dien-de seën.

2

Aan die Christus ons aanbidding -
Hy's dit waardig, Lam van God.
Hy kom leer ons wat is liefde -
dit is sy groot gebod.
Hy's gestuur van die Vader -
en so stuur Hy ons ook uit.
**Kom ons loof Hom, kom ons eer Hom**
**vir onverdiende seën.**

3

Aan die Heil'ge Gees ons danklied:
Hy wat ons leer glo en bid,
Hy kom lei ons in die waarheid;
wil ons voluit besit.
Hy laat eer ons die Vader,
leer ons doen wat Jesus vra.
**Kom ons loof Hom, kom ons eer Hom**
**vir onverdiende seën.**